536

# Heer, ons bid vir hierdie egpaar

Heer, ons bid vir hier - die eg - paar:
Sterk hul lief - de meer en meer.
Bind hul twee - heid tot 'n één - heid,
laat hul le - we tot u eer.

1 2 3 4

X Lied :

2

Maak hul huis vir hul 'n tuiste -

vol geloof en vol gebed.

Laat hul ook in swaarder tye

vas vertrou dat U sal red.

3

Maak in voorspoed
hulle dankbaar
oor die seën wat U bring,
en as teëspoed
oor hul pad kom
dat hul steeds oor U sal sing.

4

Heer, omvou hul met u liefde

waar hul lewe heen mag lei.

Maak hul diensbaar en geduldig;

laat hul altyd in U bly.